SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 21 JULIE 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

SARLRAAD HOU VERGADERING

SAATI BEPLAN 'N LINUXLABORATORIUM

ADVERTENSIES VIR RADIO-ZS

QSL-KAARTE VAN NIE-LEDE

MEGAVLOOIMARK IN PRETORIA

OKADALE AMATEURRADIOKLUB SAAMTREK

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

SARL RAADSVERGADERING

Die raad van die SARL hou eeerskomende Saterdag 27 Julie een van hulle gereelde vergaderings by die NARS te Radiokop.

SAATI 2002 - Linuxlaboratorium

SAATI beplan om op Saterdag 17 Augustus 'n Linuxlaboratorium te hou. Die idee agter die byeenkoms is om mense te help om met Linux te begin. So 'n persoon sal sy eie persoonlike rekenar, sonder sleutelbord en skerm tebring en dan sal Linus daarop geïnstalleer word. Indien iemand Linux geïnstalleer het, maar dit nie aan die werk kan kry nie, sal daar kundiges wees wat sal help om dit aan die gang te kry. Daar sal geen fooi betaalbaar wees nie. Die laboratorium is ook oop aan enige persoon, jonk of nie so jonk nie. Ander organisasies is ook welkom om teenwoordig te wees. Hulle mag hulle eie dienste

en produkte op die kantlyn bemark. Dit word beplan om die verskaffer van versiende hardeskywe teenwoordig te hê indien iemand nie genoeg skyfspasie beskik om Linux te installeer nie. Die absolute minimum spesifikasie benodig om Linux te ondersteun is i386, 4Mb RAM en 100Mb skyfspasie, maar hierdie is baie beperk. Die voorgestelde minimum is eintlik i486, 16Mb RAM en 2,5Gb skyfspesie. Die laboratorium sal gehou word by die Clpham High School in Soutpansbergweg en behoort om 09:00 te begin. Indien u nadere besondere verlang maak asb kontak met Louis Kruger by e-pos louis.kruger@iscor.com of by 082-336-2597 of enige lid van die SAATI-bestuur.

ADVERTENSIES IN RADIO-ZS

Die redakteur van Radio-ZS maak 'n dringende beroep op lede om advertensies vir die tydskrif te bekom. Lede moet onthou dat die koste verbonde aan die druk en versend van Radio-ZS baie hoog is en dat bykomstige inkomste nodig is om enige verliese te vermy.

Enige advertensies of aanbiedinge kan aan Fritz Sutherland by zs6asf@icon.co.za of na die SARL-kantoor gestuur word. Alle inligting ivm advertensieplasing is op bladsy 47 van Radio-ZS beskikbaar

QSLKAARTE VAN NIE-LEDE

Die QSL-buro van die SARL het 'n aantal kaarte van nie-lede in sy besit. Daar moet verstaan word dat die QSL-buro net vir lede van die SARL bedryf word en dat sulke kaarte nie aan die geadreseerde gestuur kan word nie. Deur egter van die aanbod van verlaagde ledegeld gebruik te maak kan die kaarte wel versend word. Die kaarte kan ook by die SARLkantoor afgehaal word. Indien geen reelings gemaak word nie sal die kaarte aan die einde van September 2002 vernietig word.

Florda, VSA, man veroordeel oor moetswillige steurings en ongelisensieerde werking.

"n Florida Burgerband entoesias, beskuldig van storing van Amateurradio bedrywighede en uitsaai sonder 'n lisensie, is in die Federalehof op 16 Junie aan 8 misdryfklagtes skuldig bevind. Willam Flippo van Jupiter is skuldig bevind aan vier aanklagtes van sonder 'n lisensie uitsaai en vier aanklagte van moedswillige en kwaadwillige steuring.

Die regter het daarop gewys dat alhoewel die aanklagtes misdrywe is, is dit belangrik om die amateurfrkwensies skoon te hou vir geval van noodgevalle. Die aanklaer het die lede van die amateur gemeenskap geloof vir hulle bydrae om Filippo aan te keer. Die lys van amateurs het onder andere Ed Petzolt,K1LNC, ontvanger van die ARRL se "International Humanitarian Award" vir 1999, ingesluit.

"Hierdie is 'n goeie dag vir Amateurradio, en 'n baie goeie dag vir geregtigheid." Het Pezolt na die verhoor gesê. "Laat die woord uitgaan dat ons nie hierdie soort gedrag op ons frekwensies sal duld nie, en jy sal gevang word." Volgens

Petzolt, wat getuig het by die verhoor, het Flippo vernaamlik oor 'n tydperk van 3 jaar, die Jupiter Tequestaherhalergroep gesteur en op die 10 en 2meter bande steurings veroorsaak het. Na amateurs se klagtes het personeel van die FCC se Tampa distrikskantoor die Jupiterarea tweemaal gedurende 1999 besoek en die uitsendings na Flippo se woning opgespoor.

Volgens die FCC staar flippo 'n maksimum van 8jaar tronkstraf -een op elke aanklagte, asook boetes van tot 80 duisend dollar in die gesig.

Hierdie soort van straf behoort enigiemand daarvan te laat afsien om moedswillig steurings te veroorsaak en kan as 'n waarskuwing vir persone in Suid Afrika dien dat hier ook sulke wette bestaan.

MEGA-WINTERVLOOIMARK IN PRETORIA

Al die amateurradio klubs in Pretoria hou 'n gesamentlike wintervlooimark op Saterdag 27 Julie 2002. Die vlooimark sal op die Suid-Kampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van University- en Lynwoodweg, gehou word en let op dat die aanvangstyd 10:00 is.

Almal, klubs en persone wat nie aan klubs behoort, is welkom. Kom besoek gerus die Mega-vlooimark in Pretoria. Skakel Almero ZR6RY by (H)(012) 567 3722 of op 082 414 5164, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

OAKDALE AMATEURRADIOKLUB

Die Oakdale Amateurradioklub beplan 'n "oopdag" vir Amateurradio op Saterdag 27 Julie 2002, by die Oakdaleontspannings-sentrum. Hierdie is een van 'n reeks soortgelyke gebeure wat beplan word om interaksie tussen radioamateurklubs en indiwidue te bevorder in die Weskaapgebied. Alle amateurs, hul families en besoekers aan die area, word hartlik uitgenooi om by te woon. Vir hierdie geleentheid is die Oakdaleklub bereid om, teen redelike pryse, gekookte middagetes vanuit hul uitstekende kombuis te verskaf, asook 'n kroegdiens en onderdakbraaifasiliteite. Daar sal ook 'n informele vlooimark bedryf word waarvoor tafels beskikbaar gestel sal word vir diegene wat daaraan wil deelneem.
Die aanvangstyd sal 11:00 wees en dit word verwag dat dit sal aanhou tot ongeveer 19:00. Die Oakdale ontspanningssentrum is geleë in Bloemhofweg, ongeveer 5 Km vanaf die Belvilleafrit op die N1 Hoofweg.

Die Oakdale ARK bedryf ook elke Dinsdagaand om 20:00 'n gereelde inligtings- en geselsnet op die plaaslike 145,150/145,750 herhaler met herleiding op 3,600MHz. Hierdie net sluit gewoonlik 'n herleiding van aanlyn-nuusbulletins vanaf die ARRL, asook van tyd tot tyd interessante nuusbrokkies vanaf die VK en Australië. 'n Geleentheid word vir beide 2m en 80m luisteraars gegee om hulle opinies te lug en verslae te gee oor seintoestande.

INTERNASIONALELIGTORINGNAWEEK

Vir die van u wat geïntereseerd is om deel te neem aan hierdie jaar se Internasionaleligtoringnaweek op 17 en 18 Augustus is daar al die besonderhede wat u

nodig het op die SARLwebwerf te vinde. Alles vanaf hoe om die nodige toestemming te verkry om u plaaslike ligtoring te gebruik tot die frikwensies wat gebruik word ens. Besoek gerus die SARLWEBWERF by www.sarl.org.za vir nadere besonderhede.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur …………………… vanuit …………………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. 'n Groot woord van dank aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX